63

# PSALM 63

Ek soek U, Heer, na wie ek smag,

ek soek u groot - heid en u mag.

Hier in 'n dor en dro - ë land

voel ek 'n dors na U wat brand.

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)

U heer - lik - heid wil ek aan - skou.

Ek wil, my God, na U toe kom,

na U toe in u hei - lig - dom,

ek smag, Heer, na u lief - des - trou.

2.

Ek prys u troue liefde luid;
ver bo die lewe gaan dit uit.
Ek loof met hande opgehef
u trou wat alles, Heer, oortref.
As ek dit snags bepeins, weet ek:
U is voortdurend naby my.
Ek soek U op, U staan my by,
u vleuels is oor my uitgestrek.

3.
Hul wat vir my die dood begeer,
stort self diep in die afgrond neer;
die swaard sal oor hul seëvier
en aas maak vir die wilde dier.
Die koning en wie God vertrou,
is bly in Hom; hul prys sy Naam.
God sal die valse mens beskaam,
en dig sal hy sy mond moet hou.